# Aan die tafel met die Paasmaal

399

Aan die ta - fel met die Paas-maal
breek die He - re self die brood:
Dis my lig - gaam, dis vir jul - le;
dink aan My en aan my dood.

1 1b 2 3 4 5

X Lied :

1(b)

Drink nou al - mal uit die be - ker,
dis my bloed wat vry - spraak bring.
So ver-kon - dig jul my ster - we,
so sal red - ding wy - er kring.

2

In die tuin aan die Olyfberg
het die Heer beangs gaan bid
en geworstel met sy Vader
tot sy sweet soos bloed bly drup:
Vader, neem die lydensbeker,
neem dit tog by My verby!
Tog geskied u wil, o Vader!
My verraaier is naby.

3

Met 'n soen word Jesus Christus
deur 'n volgeling verraai;
nog 'n volgeling verloën Hom
voor die haan se derde kraai.
Sonder volgeling of vriende
is die Heer alleen dié nag.
In die steek gelaat, moes Jesus
op sy kruis, sy sterwe wag.

399

4

Na 'n nag van ondervraging,
na 'n nag van géseling,
word die Heer ter dood veroordeel,
word Hy na die kruis gebring.
Met die spykers, met die slae,
deur die marteling, die spot,
wys die diepte van die liefde
van ons Here, van ons God.

**5**

**In die pyn, daar aan die kruishout,**
**klink sy woorde, sewe keer -**
**woorde van vergifnis, liefde,**
**en aanvaarding deur die Heer;**
**ook die woorde van alleenheid**
**en die uitroep: "Ek het dors!"**
**"Dis volbring", "Ek gee my gees oor",**
**en sy hoof sak op sy bors.**